# Ontwaak, jy wat slaap

481



Ont- waak, jy wat slaap, en staan op uit die dood,



laat Chris-tus se lig in jou lé - we!



Hy wek jou en roep jou, o mens in jou nood



Hy oor-deel as reg - ter ver - he - we.



Ont - waak en staan op, die ge - vaar is so groot



wie kies, o verdwaas-de, bo le - we die dood?

2

Ontwaak en staan op uit jou sonde vir goed!
Die nag het verdwyn met sy duister.
Die lig van genade, met blydskap begroet,
skyn lankal op aarde met luister.
Jou roeping is heilig en heerlik jou taak,
maar min is die ure - ontwaak dan, ontwaak!

3

Gelukkig is almal wat leef in die lig,
deur Christus gewek tot die lewe.
Geen vrees vir die oordeel, die laaste gerig,
geen angs vir die dood laat hul bewe.
Ontwaak, jy wat slaap
en staan op uit die dood! -
só roep jou Verlosser, jou redder uit nood.